# PSALM 4

Heer, hoor my roep in my ge - be - de,

God van ge - reg- tig- heid, hoor my.

Wees my ge - na - dig in die he - de,

1b



Heer, net soos ver in die ver - le - de.



Kom my weer uit my nood be - vry;



Heer, luis-ter nou na my.

2.

My vyand *en my te*ëstander
*Het* leuens *lief en* ook bedrog.
Kyk, *julle maak my eer tot* skande;
hoe*lank voor* julle *gaan ver*ander?
Hoe *lank duur julle* valsheid *nog,*
*jul leuens en be*drog?

**3.**

**Weet tog: Vir *een in die be*sonder**
***Sal* Hy sy *welda*de verrig.**
**Hy *het my daarvoor afg*esonder,**
**vir *my bewerk* die *Heer ‘n* wonder.**
**My *swaarkry sal Hy* weer verl*ig***
***as ek my tot Hom* rig.**

4



As jy ont - stel raak,wees dan lyd-saam;



bly wat Hy voorskryf, on - der - hou.



Son - dig dan nie en wees net swyg - saam

# 4b



en laat wat jou ont - stig, ver - by - gaan.



Bring of - fers soos ver-wag van jou;



on - feil-baar is sy trou.

5.
Vra nie: "Wie *sal ons weer be*moedig
*En* sal dit *met ons* goed laat gaan?
Wie *maak dit weer vir ons voors*poedig?"
U *gun ons* vreugde *so oor*vloedig;
u *lig, meer werd as* graan en *wyn,*
*laat dit weer oor ons* skyn.

6.

Daar is nou *niks wat ek ont*beer nie.
*Tot* diepe *rus het* ek bedaar.
Sag *gaan ek slaap, niks druk my* neer nie.
U *waak oor* my, niks *kwel my* meer nie.
U *sal in onheil* en ge*vaar*
*in vrede my* bewaar.